SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 20 APRIL 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTELS

Dit is met leedwese dat die Raad van die SARL die afsterwe van drie radioamateurs aankondig. Ons betuig ons innige meegevoel aan al hul familielede en vriende.

Jeremy Greenway ZS5Y is op Dinsdag 15 April 2003 aan 'n hartaanval in Johannesburg oorlede. Jeremy was 68. Hy laat sy vrou Lilly en dogters Jenny en Sharon agter.

Schalk van Eeden ZS5RW is op die ouderdom van 78 jaar oorlede. Hy laat Johan, Janette, Barbara en die kleinkinders Paula en Roland agter.

Elgar King ZS5ELK op die ouderdom van 85 jaar oorlede. Hy laat Peter en Lorna en Andrew en Margaret in Perth Australia agter.

POUSE

In die nuus vandag:

SARL RAADSPORTEFEULJES EN -AANSTELLINGS AANGEKONDIG

SA AMSAT HOU AMSATCON 2003

TWEEMETER WSJT JT44 WERKING

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels. Let wel die ou adres news@sarl bestaan nie meer nie.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL RAADSPORTEFEULJES EN -AANSTELLINGS

Tydens die eerste Raadsvergadering gehou in Bloemfontein is die volgende portefeuljes toegeken en aanstellings gemaak:

Sid Tyler ZS6AYC: President, ICASA skakeling, IARU skakeling, SA Amateurradio Ontwikkelingstrust en PMRA; Hans Potgieter ZS6ALJ: Vise-President, Icasa skakeling en PMRA; Laurie Devereux ZS5DL: Sekretaris, ARMI en Integnette; Bill Norval ZS5KD: Tresourier; Francois Botha ZS6BUU: Hamnet, QSL-Buro en NARS-Bestuurder; Karl Canitz ZS1KC: GG Eksaminators; Kobus Conradie ZR6D: Nuwe Tegnologie, DX-Cluster, Satelliet en Digitaal; Rassie Erasmus ZS1YT: RAE en Opleiding; John Fielding ZS5JF: BHF-Bestuurder, Bakens en Herhalers, BHF Bandbeplanning, Toekennings en Kompetisies; Dennis Green ZS4BS: Radio ZS Redakteur, Radio ZS Advertensies, Bulletins en Vertalings, HF Bestuurder en HF Bandbeplanning; Lucas Swart ZS6ACT: Tegnies, Steurings en Modifikasies, WNNR en EMV (TC71 & 72) bygestaan deur Hans Potgieter ZS6ALJ; Richard Seddon ZS2CLI: Webmeester en SARL Moniteringsdiens; Kobus van der Merwe ZS6JPY: Klubskakeling, Openbare skakeling, Bemarking en SARL Boekwinkel.

Anstellings:

Toekennings: Tjerk Lammers ZS6P; Bulletins en Vertalings: George Honiball ZS6NE, Gustav Snyman ZS6BWN, Martin Gouws ZS6ABU en Dennis Green ZS4BS; QSL Buro: Henk Veenendaal ZS6VNK, Martin Harper ZS6MSG, Viv Wells ZS6CAA, Rae Vincent-Lambert ZS6RAE, Ron Caldecott ZS6BHH en Arthur Atkins ZS6AYA; ARMI en Integnet: Hans van de Groenendaal ZS6AKV; Pakketradio en Digitaal: Yvonne van Dijk ZR6TBL bygestaan deur Ton van Dijk ZS6ANA; Opleiding: Henry Chamberlain ZS1AAZ.

TWEE-METER WSJT JT44 WERKING

Hal Lund ZS6WB rapporteer dat om 20:00 op Maandagaand, 14 April, het 144,240 MHz geklink soos musiek soos die stasies op JT44 geroep het. Die Divisie 4 stasies het 144 MHz JT44 aangegryp en doen baie goed daarmee. Op Maandagaand is die volgende stasies gehoor (almal met baie goeie seine) ZS4PV, ZS4SS, ZS6ANZ en ZS6HS. Die meeste gebruik laekrag met eenvoudige horisontaal gepolariseerde Yagi-antennas.

144,240 MHz begin nou beitjie oorvol raak en dit word voorgestel dat ons bietjie versprei. 'n Metode om te volg , wat in die VSA goed werk, is om waneer jy CQ roep op 144,240 om aan te dui D5 of D10, en dan 5 of 10 kHz ondertoe te luister soos versoek en as daar 'n antwoord is om ook frekwensie te skuif.

SA AMSAT BIED AMSATCON 2003 AAN

Die SA AMSAT Amateurradio Satellietkomferensie gaan op 24 Mei by die Nasionale Amateurradiosentrum in Gauteng gehou word.

WorldSpace Southern Africa het bykomend tot die borgskap van R5 000 vir die konferensie, ook 'n WorldSpace satellietontvanger beskikbaar gestel. Hierdie

ontvanger gaan gewen word deur een van die deelnemers wat die konferensie bywoon.

Voorleggings wat reeds ontvang is sluit in: “Weather Satellites for Schools”, “Reception of weak signals” en “Getting up and running an OSCAR 40 station”. Die sluitingsdatum vir voorleggings was 15 April gewees.

Om te bespreek besoek die SARL Webwerf by www.sarl.org.za vir inligting of stuur ’n e-pos aan saamsat@intekom.co.za om konferensiedokumente en gereëlde opdaterings te ontvang.

RAE INSKRYWINGS

’n Totaal van 88 kandidate het ingeskryf vir die RAE wat afgeneem word op 17 Mei 2003. ’n Lys van eksamennommers en kandidate se eksamensentrums is op die webwerf van die SARL beskikbaar. Elke kandidaat sal binne kort ’n eksamenommerbewys asook ’n lisensieaansoekvorm deur die pos ontvang.

PADVEILIGHEID TYDENS DIE PAASNAWEEK

Baie mense in Suid-Afrika gaan tydens die Paasnaweek en die langnaweek daarna op die paaie wees. Radioamateurs oor die land word gevra om die voorkeur Hamnetfrekwensies te monitor en waar nodig hulp te verleen. Bestuur asseblief versigtig as jy die naweke gaan rondry en geniet die wegbreekkans.

SARL HAMNETKOMPETISIE

Die jaarlikse SARL HAMNET 40-meter Gesimuleerde Noodkompetisie is verlede Sondag 13 April gehou. Die 40-meterband was raserig maar dit was moontlik om kontakte met stasies in die ZS1, ZS2, ZS4, ZS5 en ZS6 roepareas as ook 7P8 te maak. Die bulletinopsteller kon nie stasies in die ander areas hoor nie. Van verslae ontvang het ZS5ZLB 50 plus kontakte tydens die tweeuursessie gemaak. Logstate en opsommings moet teen 28 April gepos of ge-e-pos word aan die NARS. Baie dankie aan almal wat deelgeneem het.

RADIO ZS

Die redakteur van Radio ZS wag vir bydraes vir die volgende uitgawe. Dit sluit in artikels van gereëlde bydraers en nuus van takke en klubs. Artikels kan in teksformaat, MS Word of WordPerfectformaat gestuur word aan radiozs@sarl.org.za.

’N OPROEP VIR BYDRAES VIR DIE TUISKONSTUKSIE OPE DAG

Soos alreeds afgekondig, word ’n Tuiskonstruksie Ope Dag op Saterdag 28 Junie by die Wesrand Amateurradioklub aangebied. Om te sorg dat daar ’n verskeidenheid van tegniese items is word ’n beroep gedoen vir bydraes van so ’n aard. Dit word beplan om ’n reeks projekte te dek wat strek vanaf kragbronne, senders, ontvangers, antennas, meetinstrumente tot by antennakoppelingtoerusting. Die Suider-Afrkaanse Antieke Draadloosvereniging gaan ook op die dag vergader. Sou jy iets besonders of interessant hê om voor te lê, kontak Sid Gabriel ZS6GQ wat die sameroeper is. Sid se telefoon- en faksnommer is 011-867-2039.

WEBBLAD VAN BOLAND AMATEURRADIOKLUB

Die Boland Amateurradioklub se webwerf kan nou bereik word by www.qsl.net/zs1bak.

Op hierdie webwerf kan u heelwat inligting bekom van BARK soos ledelys, verjaardagdatums asook heelwat foto's van amateurradio verwante gebeure. Besoek gerus hierdie webwerf en teken die register. Die webmeester is Deon, ZS1G, en kan bereik word by zs1bak@mailbox.co.za.

VOLGENDE INTEGNET OP 18 MEI

Die volgende INTEGNET word op Sondag 18 Mei gehou. Maak 'n aantekening in jou dagboek en reël dat jou tak of klub aansluit by die netwerk. Stuur die besonderhede van die telefoonnommer wat ingeskakel moet word by die Telekonferensie en die roepsein van die herhaler wat gekoppel gaan word aan armi@sarl.org.za.

NUWE METODE VAN NUUS INDIEN

Onthou, die nuwe metode vir die indien van nuusitems vir die SARL nuusbulletins is om aandie SARL webwerf te koppel by www.sarl.org.za/newsinbox.asp en die nuusitem in die ruimte wat voorsien word in te tik of om tyd en geld te spaar, die die item vooraf in teksformaat te tik, te kopieër en dit in die ruimte te plak (paste). Klik dan in die "send item"-spasie en diskonnekteer nadat die berig versend is. Al die bulletinopstellers sal wanneer hulle e-pos aflaai die item ontvang.

KLUBNUUS

Die Algemene Jaarvergadering van Overberg Amateurradioklub ZS1OAR is op 12 April in Hermanus gehou. Die vorige bestuur is net so herkies behalwe vir Len ZR1VR wat hom nie weer as ondervoorsitter verkiesbaar gestel het nie. Ons beste wense aan die bestuur vir die komende jaar. 'n Mosie om vir 'n verder jaar te afilieer by die SARL is eenparig aanvaar.

DAGBOEK VAN GEBEURE

Maak 'n aantekening in jou dagboek oor die volgende aktiwiteite: 18 - 21 April ZS3BLUE vanaf Verneukpan in die Noord-Kaap; 27 April SARL President se Net; 10 Mei Scopex-Uitstalling by die SA Militêre Museum, en ZS6NOM op die lug; ook die BHF Digitale Werkswinkel (meer inligting later); 7 Mei Radio Amateur Eksamen; 18 Mei SARL INTEGNET; 24 Mei AMSATCON 2003 by die NARS; 16 Junie SARL Kinderdag; 28 June Tuiskonstuksie Opedag by die Wesrandklub.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650

in die Durban en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX